From: gth gth@freemail.absa.co.za To: G T Honiball gth@freemail.absa.co.za Subject: SARL NUUS 2001:12:02 AFR TEKS Date: 01 December 2001 07:48

SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 2 DESEMBER 2001

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met die weeklikse nuusbulletin.

Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde.

Hier volg die hooftrekke van vandag se nuus:

INSKRYWINGS INGEWAG VIR DIE TINUS LANGE TOEKENNINGS

AO-40 NUUS

G3AQC SE 73 kHz SEIN OORSPAN DIE ATLANTIESE OSEAAN

RUSSIESE FEDERASIE BEHOU MORSEKODETOETSING

QSL-BURO NUUS

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

INSKRYWINGS INGEWAG VIR DIE TINUS LANGE TOEKENNINGS

Inskrywings word nou ingewag vir die Tinus Lange 7066 Tegniese Prestasietoekennings.

Die sluitingsdatum vir die indien van nominasies is 31 Januarie 2002 dus is daar voldoende tyd beskikbaar om goed te dink oor wie werklik hierdie vererende toekennings toekom, maar, moenie uitstel nie, begin nou om daarvan werk te maak.

Daar is 'n junior en senior kategorie. Die junior kategorie het 'n ouderdomsbeperking van 25 jaar terwyl die senior kategorie oop is vir almal. Die doel van die toekennings is om tegniese vaardigheid aan te moedig in die ontwerp en/of bou van amateurradio toerusting of bybehore soos 'n voorversterker, SGV brug, skakelkassie, outomatiese ID-er, praktiese antenna-idees, maste, draagbare apparaat, kragbronne ens. of enige sagteware vir gebruik in amateurradio.

Inskrywings moet die volgende insluit:

1) Die werklike item, mits dit prakties is, of fotos, veral in die geval van antennas of maste ens;
2) 'n Volledige beskrywing in artikelformaat met tekeninge/fotos gereed vir publikasie in Radio ZS;
3) Alle geskrewe materiaal moet ingedien word in MSWord- of RTF- formaat op 'n stiffie met twee uitdrukke op papier.

In beide die junior en senior kategorieë sal 'n sertifikaat en R350 toegeken word.

Alle inskrywings sal uitgestal word (waar prakties, andersins fotos) tydens die liga se AJV en die toekennings sal oorhandig word tydens die toekenningsfunksie gehou na die AJV.

Inskrywings moet geadresseer word aan die SARL Tinus Lange Toekenning, Posbus 1721, Strubensvallei, 1735.

AO-40 NUUS

Verstellings word benodig aan die oriëntasie van AO 40 om te kompenseer vir die ongunstige hoeke met die son oor die volgende aantal maande. Dit sal die satelliet se transponeersders vir 'n tyd stil maak.Onlangse verslae dui daarop dat OA 40 goed funksioneer en dekking tussen baie wêrelddele verskaf.

Stacey Mills, W4SM, lid van die beheerstasiespan sê egter dat dit vir hom ‘n raaisel is en dat hy teleurgesteld is omdat daar so n relatiewe min aantal gebruikers van OA 40 gedurende die afgelope maand of so was. Hy het gesê dat dit nou primatyd is wat nie meer baie langer sal bestaan nie tot tyd en wyl die 3-maand lange slegtehoektyd' verby is.

'n Geskeduleerde oriënteringskuif om te kompenseer vir die ongunstige sonhoek sal tot gevolg hê dat AO 40 se antennas tot die volgende lente (Noordelike hafrond!) weg van die aarde af wys en lei tot afskakeling van die transponeerder in laat-Desember.

AO 40 sal minstens vir die volgende paar maande in spinmodus bly.

'n Gunstige sonhoek wat sal toelaat dat AO 40 weer reguit na die aarde wys word eers teen mid-April volgende jaar verwag. Dit is moontlik dat die transponeerders aangeskakel gelaat sal word tydens die eerste gedeelte van die maneuver en 'n tydjie voor 15 April 2002 aangeskakel sal word.

Mills het vroeër verlede maand gesê dat grondbeheerders nou aanvaar dat vir AO 40 se S1 sender herwinning verby is. Die S1 sender het skielik in Augustus stil geraak maar voor dit het dit nog uitstekende resultate gelewer. Grondbeheerders het ook addisionele toetse op die 2-meter (V-band) sender uitgevoer en Mills het toegegee dat blyk dat dié ook verlore is.

Die huidige bedryfskedule van AO 40 sowel as meer inligting is beskikbaar op die AMSAT webwerf http://www.amsat.org.

G3AQC SE 73 kHz SEIN OORSPAN DIE ATLANTIESE OSEAAN

Laefrekwensie eksperimenteerder Lawrence “Laurie” Mayhead, G3AQC, het nog 'n LF-prestasie tot sy lys bygevoeg nl transatlantiese ontvangs van sy 73 kHz sein. Nuus van hierdie prestasie kom net weke voor die 100-jarige herdenking van die historiese transatlantiese uitsensing van 12 Desember 1901 toe Guglielmo Marconi, in Newfoundland, die letter “S” ontvang het wat vanuit Engeland uitgestuur is.

Mayhead rapporteer dat gedurende die nag van 21/22 November sy sein op 72,401 kHz, wat uit sy volle roepsein bestaan het in Holden, Massachusetts, deur

John Andrews, W1TAG, ontvang is. Mayhead het dubbelfrekwensie gelykgolf (DFCW) gebruik wat uit tweeminuutlange elemente bestaan. Andrews het sy seine gehoor deur gebruik van ARGO DSP sagteware.

Volgens ruitvierkante is die distansie tussen G3AQC en W1TAG 5270 km. G3AQC en nog twee ander VK-stasies het sedert die nag van 21/22 November seine uitgestuur maar geen verdere ontvangs het gebeur nie.

Andrews het gesê dat hy in 'n woongebied woon wat nie bekend is dat dit besonderlik "stil" is nie en hy is verwonderd dat hy blykbaar die enigste VS-stasie is wat 73 kHz seine vanaf die VK hoor.

Verlede Februarie het Mayhead en Larry Kayser, VA3LK, in Ontario, 'n transatlantiese amateurradiokontak op 136 kHz voltooi. Die VK se 73-kHz band is 'n 2,8 kHz spektrumgleufie van 71,6 tot 74,4 kHz. Die ARRL het by die FCC aansoek gedoen om twee laefrekwensie amateurradiotoekennings te maak, een by 136 kHz en die ander by 160-190 kHz. FCC aksie word gedurende 2002 verwag.

RUSSIESE FEDERASIE BEHOU MORSEKODETOETSING

Die Russiese Federasie glo dat daar goeie redes is om steeds morsekode as 'n vereiste te behou vir radioamateurs om op frekwensies laer as 30 MHz te werk en is nie van plan om enige verandering aan die nasionale lisensievoorwaardes aan te bring nie.

Hulle het die ITU verwittig dat terwyl hulle die veranderinge aan ITU Regulasie S25, vir die vereistes vir radioamateurs steun, dat moresekode ingesluit moet word.

Beide die ITU en IARU stem saam dat daar geen behoefte bestaan om morsekodevaardigheid in ITU RR S25 in te sluit nie.

In 'n onlangse vrystelling van minimum kwalifikasiestandaarde vir die Amateurradiodiens het die ITU nie 'n verwysing na Morsekode ingesluit nie.

Die IARU Adminstratiewe Raad het op 8 Oktober gestem om die verwydering van verpligte morsekode af te skaf en aangedui "morsekode is steeds 'n effektiewe en doeltrffende wyse van kommunikasie wat deur duisende radioamateurs bedryf word, maar morsekode as 'n kwalifiserende maatstaf vir 'n HF-amateurlisensie is nie meer van pas vir die toekoms van amateurradio nie".

QSL-BURO

Gedurende die afgelope twee weke is 'n groot hoeveelheid kaarte ontvang veral uit Duitsland, Japan, die VSA, en Tsjeggoslowakye. Die sortering van die kaarte word feitlik alleen tuis deur OK Hal Lund, ZS6WB, gedoen waar Fritz, ZS6ASF, dit aflewer en weer afhaal. Hy begin party oggende reeds om 04:00 daarmee.

Kaarte vir afdeling 6 sal binnekort gepos word met dié vir afdelings 1, 2, 3, 4, en 5 sowat twee weke later en afdeling 6 weer 6 weke later.

Kaarte vir oorsese bestemmings word elke 3 tot 4 maande gepos en dus doen Hal aan die hand dat ZS-amateurs nie dikwels kaarte pos nie maar dit slegs met 2 tot 3 maande tussenposes doen. Sodoende bespaar hulle hullesef aan posgeld. Gebruik ook standaardgrootte kaarte van 90 x 140 mm. Kaarte word versend in kartonne waarin hierdie grootte kaarte pas en groter kaarte word dus beskadig as hulle gevou word om daarin te pas of hulle moet in groter koeverte gestuur word wat ekstra posgeld meebring.

Hal sal ook hulp met sortering verwelkom, veral op Saterdagmiddae wanneer sy tyd nie deur soutmynbedrywighede in beslag geneem word nie. Hal se telefoonnommer is 012 991 2285.

Ons waardeer die groot taak wat Hal so getrou uitvoer.

TOTSIENS AAN MARTEN

In verlede Sondag se bulletin was daar naby die einde twee kort sinne waarin hy aankondig dat hy na 12 jaar die bulletindiens verlaat en diegene bedank wat getrou nuusitems ingestuur het. Dit kon maklik ongemerk verbygaan.

Marten het daarop aangedring dat die bulletin altyd ook in Afrikaans moet verskyn en het vir 'n tyd beurte gemaak met Egbert, ZS6AZG, om die vertaling na Afrikaans waar te neem en later het Pieter, ZS6LC, en myself, ZS6NE, ook kom help. Dit is alleen wanneer 'n persoon self by hierdie aktiwiteit betrokke raak dat 'n mens besef hoeveel deursettingsvermoë, energie en tyd dit verg om hierdie taak vol te hou. Dit doen ook inbreuk op ander aktiwiteite, soos karavaanvakansies waarvoor hy en Gertie baie lief is, wat hy aan wil deelneem.

Marten, ek glo alle luisteraars en intekenaars stem saam met my wanneer ek hartlike dank en waardering aan jou oordra vir alles wat jy vir SARLNUUS gedoen en daarmee namens die SARL bereik het. Lekker luister wanneer dit nie meer jou eie stem is nie.SARLNUUS sê totsiens maar ons gaan jou nog baie hoor!

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan gth@freemail.absa.co.za. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels en stuur dit vroeg in die week.

Kom neem ook deel aan die volgende aktiwiteite: Die President se Net, Sondae om 12:00 op 7082 kHz; Amateur Radio Mirror International op Sondae om 10:00 op 3750 en 21560 kHz, wat Maandae om 20:00 op 3215 kHz herhaal word.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur Gustav ZS6BWN en gelees deur vanuit .

U het geluister na ZS6SRL.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal. /ex